1. Kwartaal 1
    1. Hoe die mense in ons omgewing gelewe het
    2. Mense in ons distrik wat ander mense help
    3. Dis tyd om my omgewing beter te verstaan
    4. Mense in ons omgewing wat belangrik geword het
2. Kwartaal 2
    1. Wie is jy?
    2. Jou familie en gesin
    3. Leer ken ander mense
    4. Adam Small
3. Kwartaal 3
    1. 'n Kort geskiedenis van seevervoer
    2. Padvervoer en die vroee ontwikkeling daarvan
    3. Die ontwikkeling van padvervoer tot vandag
    4. Die verhaal van die ruimtewedloop
4. Kwartaal 4
    1. Groot godsdienste van die wereld
    2. Vergelyking van die wereld se grootste godsdienste
    3. Meer oor Judaisme, Islam en Hindoeisme
    4. Meer oor Boeddhisme en die Christendom
    5. Die ontstaan van godsdiens in my dorp/omgewing

Hoe die mense in ons omgewing gelewe het

# GESKIEDENIS

# Graad 4

# GESKIEDENIS BEGIN IN ONS EIE OMGEWING

# Module 1

# HOE DIE MENSE IN ONS OMGEWING GELEWE HET

Doen self die speurwerk. Verbeel jou jy bly in ‘n

dorp met die naam Mooimeisiesfontein.

Die dorp het nie sommer oornag ontstaan nie. Eers is een of twee huise gebou, daarna is ‘n winkeltjie begin, toe ‘n kerk en ‘n skool. Later is strate gemaak om die geboue met mekaar te verbind. So het die dorpie al groter en groter geword. Ons noem dit **ontwikkeling!**

**Aktiwiteit 1**

**Om inligting oor jou dorp/stad uit bronne te bekom [LU 1.2, 1.3]**

Ons gaan nou in groepsverband ‘n snuffeltakie oor jul dorp of skool of huis doen. Jy gaan die geleentheid kry om bronne uit jou omgewing te gaan soek, dit te gebruik en dan ‘n verslaggie oor jou speurwerk te skryf!

**Wenke vir jou**

- Beplan jou vrae vooraf.
- Neem aantekeninge af. Jy kan ook ‘n bandopnemer gebruik.
- Onthou: Mense se geheues is nie altyd betroubaar nie.- en hulle praat nie altyd die waarheid nie. Praat dus met ‘n paar verskillende mense.

**Die volgende vrae sal al baie help om uit te vind hoe jou dorp of stad ontstaan het:**

Wie het eerste in dié omgewing gewoon?

..........................................................................................................

Wat het hulle gedoen om te oorleef?

..........................................................................................................

..........................................................................................................

Wie het jou dorp of stad aangelê?

..........................................................................................................

Wanneer is dit aangelê?

..........................................................................................................

Hoekom is dit juis op hierdie plek aangelê?

..........................................................................................................

..........................................................................................................

Hoe oud is dit vanjaar?

..................................................................................

Hoekom het jou dorp dié naam gekry?

......................................................................................

......................................................................................

Wanneer het die eerste boere aangekom?

..........................................

Wat is die naam van die oudste plaas in die distrik?

......................................................................................

Watter bedryf is vandag die belangrikste of grootste hier?

......................................................................................

Watter straat, plek van aanbidding, of skool is eerste gebou?

......................................................................................

......................................................................................

Hoe het die mense van lank gelede musiek gemaak?

......................................................................................

Watter kunsvorms het behoue gebly?

......................................................................................

......................................................................................

Hoe het tegnologie gehelp dat jou dorp of stad ontwikkel het?

............................................................................................................

Watter belangrike gebeurtenisse het al in jou dorp plaasgevind?

............................................................................................................

............................................................................................................

............................................................................................................

Watter maande van die jaar kry jou dorp

die meeste reën?
...............................................................................

die minste reën?
...............................................................................

**Aktiwiteit 2**

**Om inligting uit bronne oor jou skool te bekom [LU 1.2, 1.3]**

Werk in groepe. Vind uit of julle skool ‘n koerant of ‘n ander geskrewe bron het waarin die skoolhoof belangrike gebeure opteken. Gebruik hierdie bron

om die volgende vrae te ondersoek, en skryf jou bevindings neer:

In watter jaar is jou skool gestig?

............................................................

Hoe oud is die skool?

.............................................................................

Wie het die skool gestig?

.......................................................................

Wie was die eerste hoof van jou skool?

....................................................................................

Watter klaskamers is die oudste in die skool?

....................................................................................

Hoe verskil hierdie klaskamers van die nuwe klaskamers?

....................................................................................

....................................................................................

Probeer foto's van kinders in die hande kry wat jou skool in die verlede bygewoon het. Gebruik hierdie bronne om die volgende vrae te antwoord:

- Het die skooldrag verander?

..........................................

- Het haarstyle verander? .....................................
- Het die onderwysers se klere met die jare verander? ...................

**Voer in pare onderhoude met ouer mense wat julle skool by-gewoon het toe hulle kinders was. Vra hulle om julle te vertel**:

- hoe hulle by die skool gekom het of skool toe vervoer is;
- hoe hulle onderwysers was;
- die dissipline in die skool;
- die vakke waarvan hulle gehou het en dié waarvan hulle nie gehou het nie;
- die skryfbehoeftes wat hulle gebruik het;
- die sport wat hulle by die skool gespeel het.

**Aktiwiteit 3**

**Om inligting uit bronne oor huise te bekom [LU 1.2, 1.3]**

(a) Ben en Dawie is beste maats en hulle bly op Mooimeisiesfontein. Hulle lees dikwels mekaar se dagboeke. Bestudeer hulle dagboekinskrywings, en ook die prente van hulle huise.




Bekyk huis (i) en huis (ii). Pas die regte huis by die regte persoon volgens die dagboeke.

- Die twee huise het ooreenkomste en verskille. Maak ‘n lys daarvan.
- Hoe vergelyk hierdie huise met die huise in jou omgewing?
- Hoekom is ‘n mens se huis so belangrik?
- Teken ‘n mooi prent van jou huis.

Die beste manier om geboue soos dié huise te beoordeel, is om sekere vrae oor hulle te vra en dan die antwoorde neer te skryf. So sal jy meer uitvind oor geboue – en die ooreenkomste en verskille

tussen hulle raaksien! Al wat jy nodig het, is gesonde verstand, pen en papier!

(b) GEBRUIK NOU DIE VOLGENDE VRAE OM MEER UIT TE VIND OOR DIE GESKIEDENIS VAN JUL HUIS.




**Aktiwiteit 4**

**Verslaggewing oor hoe om inligting uit bronne te bekom [LU 1.1, 1.2, 1.3]**

Skryf 'n kort verslaggie oor die geskiedenis van jou dorp/stad of skool of huis. Jy is welkom om prente, foto's of ander bronne in te sluit.

## Assessering

### LEERUITKOMS 1: GESKIEDKUNDIGE ONDERSOEK

Die leerder is in staat om ondersoekvaardighede te gebruik om aardrykskundige en omgewingsbegrippe en -prosesse te ondersoek.

#### Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder

1.1 werk met bronne: inligting aanteken en verwerk uit ‘n verskeidenheid van bronne;

- vrae beantwoord: inligting uit bronne gebruik om vrae te beantwoord;
- antwoorde kommunikeer uit bronne: kennis en begrip kommunikeer op verskillende maniere.

Mense in ons distrik wat ander mense help

# GESKIEDENIS

# Graad 4

# GESKIEDENIS BEGIN IN ONS EIE OMGEWING

# Module 2

# MENSE IN ONS DISTRIK WAT ANDER MENSE HELP

**In hierdie eenheid gaan jy geleentheid kry om jou speur- of ondersoekvaardighede verder te verbeter!**

## Aktiwiteit 1

## Om die nooddienste te ondersoek [LU 1.1, 1.2]

Gisteraand het Ben en Dawie lekker met Dawie se pa oor sy werk in die polisie gesels.

HIER IS 'N PAAR INTERESSANTE DINGE WAT JY SOLANK KAN ONDERSOEK.






## Aktiwiteit 2

## Om die onopgeloste saak te ondersoek [LU 1.1,

1.2, 1.3]

Na 'n lang gesoebat het Dawie se pa ingewillig om vir Ben en Dawie beeldende en skriftelike bronne (dokumente) te gee van 'n onopgeloste saak in Mooimeisiesfontein. Aangesien jy 'n geskiedenis-speurder is, kan jy dalk die saak oplos . . .

Meneer Peter Jordaan het vanoggend om 08:00 vir sersant Hendrikse by die aanklagkantoor gebel en aan hom gesê dat hy sy vrou bewusteloos op die kombuisvloer aangetref het. Hy vermoed dat sy nog kos uit die oond wou gaan haal en toe in 'n plas water gegly het. Hy kon haar nie beweeg nie en daarom het hy 'n kombers oor haar gegooi en die polisie gebel.

**POLISIEVERSLAG**

Onopgeloste sterfgeval: Hester Jordaan
Verklaring deur getuie:
Besonderhede: Peter Jordaan (Mnr)
Ouderdom: 32
Woonadres: Olyfstraat 6
Mooimeisiesfontein
Telefoonnommer: Tuis: 532 140
Werk: 534 324
Beroep: Landdros
Datum: 31 Januarie
Verdagtes: Peter Jordaan (Mnr)

Toe die polisie daar aankom, het hulle Hester Jordaan klaar dood aangetref. Daar was 'n blou kol agter haar kop. Niemand is in hegtenis geneem nie.



**(a) Gaan soos 'n ware historikus te werk en los die saak op. Jul kan in groepe werk.**

- **Bekom inligting deur eers al die feite in te samel (vra vrae, raadpleeg bronne)**
- **Gebruik die inligting – dink goed oor al die feite na.**
- **Doen verslag oor die saak.**

**VOORSPOED!**






## Assessering

## LEERUITKOMS 1: GESKIEDKUNDIGE ONDERSOEK

Die leerder is in staat om ondersoekvaardighede te gebruik om die verlede en die hede te ondersoek.

### Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder

1.1 werk met bronne: inligting aanteken en verwerk uit ‘n verskeidenheid van bronne;

1.2 vrae beantwoord: inligting uit bronne gebruik om vrae te beantwoord;

1.3 antwoorde kommunikeer uit bronne: kennis en begrip kommunikeer op verskillende maniere.

Dis tyd om my omgewing beter te verstaan

# GESKIEDENIS

# Graad 4

# GESKIEDENIS BEGIN IN ONS EIE OMGEWING

# Module 3

# DIS TYD OM MY OMGEWING BETER TE VERSTAAN

**Tyd is waarskynlik die belangrikste begrip in Geskiedenis. As jy goeie begrip van tyd het, verstaan jy die verlede van jou omgewing soveel beter. Die volgende aktiwiteit gaan jou hiermee help!**

## SNUFFELTAKIES

### Aktiwiteit 1

### Om oorsake en gevolge te verskaf [LU 2.3]

a) Lees nou die volgende instruksies uit Linda Gouws se briefie oor hoe om vir jouself ‘n kussing te maak.

- Kan jy agterkom watter stap sy per ongeluk uitgelaat het?
- Wat sal die gevolg daarvan wees?



# MET GARE EN AL



Skrywer: Linda Gouws

Stap 1.



Stap 2.



Stap 3.



Stap 4.



Stap 5.



1. Steek die twee stukke materiaal aan mekaar vas.
2. Werk nou drie van die sye aan mekaar vas.
3. Laat die vierde sy eers oop.
4. Trek die materiaal deur die oop kant sodat die regte kant buitentoe wys.
5. Nou kan jy die oop kant toewerk en die kussing is klaar!





(b) Hou ‘n klasgesprek oor die oorsake waarom sekere mense in jul omgewing gelukkig/ongelukkig is. Watter gevolge het dit in die gemeenskap?

**Aktiwiteit 2**

**Om tussen verskillende tydperke te onderskei [LU 2.3]**

Ouma Sophia teken graag. Sy het deur die jare ‘n reeks prente geteken van hoe Mooimeisiesfontein ontwikkel het.

- Rangskik eers haar prente in die regte volgorde.
- Van watter stadium van ontwikkeling sou jy die meeste en die minste gehou het? Waarom?




## Aktiwiteit 3

## Om tyd te verstaan [LU 2.2]




## Assessering

## LEERUITKOMS 2: GESKIEDKUNDIGE

## KENNIS EN BEGRIP

Die leerder is in staat om geskiedkundige kennis en begrip te toon.

**Assesseringstandaard**

Dis duidelik wanneer die leerder

2.2 oorsaak en gevolg: redes verskaf of verduidelik vir die optrede van persone in die verlede binne ‘n gegewe konteks;

- ooreenkomste en verskille: ooreenkomste en verskille tussen die verlede en hede identifiseer oor hoe dinge gedoen is binne ‘n bepaalde konteks.

## Memorandum

- Moet nog opgestop word.
- d, f, a, e, h, b, c, g

(Daar is ook ander moontlikhede!)

Mense in ons omgewing wat belangrik geword het

# GESKIEDENIS

## Graad 4

## GESKIEDENIS BEGIN IN ONS EIE OMGEWING

## Module 4

## MENSE IN ONS OMGEWING WAT BELANGRIK GEWORD HET

Grafstene en monumente kan vir ons waardevolle

inligting gee oor belangrike mense in ons omgewing. Ons gaan na ‘n grafsteen naby Port-Elizabeth kyk om meer oor ‘n bekende meisie te wete te kom. Daarna gaan jy jou eie navorsingsverslag skryf.

(a) Lees meegaande verhaal oor Nongqawuse en hou dan ‘n klasgesprek oor die vrae wat volg:

## NONGQAWUSE

Een van die bekendste grafte in ons land is op die plaas Glen Shaw, naby Alexandria noord-oos van Port Elizabeth. Dit is die graf van 'n sestienjarige meisie, Nongqawuse, wat baie bekend onder haar volk was.



GRAFSKRIF VAN NONGQAWUSE
DIE XHOSA WAAR-SEGSTER WAT IN HIERDIE GEBIED GEWOON HET NA DIE UITWISSING VAN DIE VEE IN 1858 TOT HAAR DOOD IN 1898

(vertaling)

Teen 1856 het die Xhosas al heelwat van hulle grond aan die Kaapkolonie afgestaan. Om hulle verder te knou, breek daar toe 'n vreeslike longsiekte onder die vee en 'n insekplaag in die graan uit.



Toe Nongqawuse eendag by 'n rivier kom, het sy stemme uit die riete met haar hoor praat. Die stemme het gesê hulle moes al hulle vee doodmaak en hulle graan vernietig. As hulle dit doen, sal daar op 'n sekere dag twee rooi sonne in die hemel verskyn. Dan sal alles donker word en 'n groot storm sal uitbreek. Al hulle vyande sal in die see verdwyn. Almal wat dood is, sal weer lewe – en hulle sal vee en graan in oorvloed hê!



Die meeste mense het haar geglo en al hulle vee en graan vernietig. Toe die beloofde dag kom, het niks gebeur nie. Duisende van haar mense het weens hongersnood en armoede gesterf.



Tog leef haar naam vandag nog voort in 'n bekende volksgesegde: "Uthetha njengo Nongqawuse." Dit beteken "Jy praat oor dinge wat nie gaan gebeur nie."





In watter jaar het die tragiese gebeurtenis plaasgevind? ..................

Onder watter volk het Nongqawuse gewerk?

.....................................

Watter werk het sy gedoen?
................................................................

Hoekom dink jy het die mense haar storie so maklik geglo? .............

................................................................................................

Was dit ‘n “onmoontlike droom”?
........................................................

................................................................................................

In watter jaar is sy oorlede?
................................................................

Wat sou jy op haar grafsteen geskryf het?
.........................................

................................................................................................

Hoekom word grafstene op grafte gesit?

................................................................................................

Waarvoor staan R.I.V. op party grafte?

................................................................................................




**Aktiwiteit 1**

**Om ‘n verslag te skryf (graf) [LU 1.3]**

Gaan soek na ‘n grafsteen van ‘n bekende persoon wat in jou omgewing begrawe is. Kry soveel inligting soos moontlik oor hom of haar in die hande.

Sluit in:

- sy of haar agtergrond
- faktore wat sy of haar lewens beïnvloed het
- sy of haar prestasies
- die resultate van sy of haar werk.

Skryf ‘n kort verslaggie oor hierdie persoon se lewe.

..........................................................................................



**Soek 'n monument in of naby jou dorp. Antwoord die volgende vrae oor die monument.**

- Tot wie se nagedagtenis is dit gebou?
- Wanneer is dit gebou?
- As daar 'n gedenkplaat is, wat staan daarop?
- Hoekom is monumente vir mense belangrik?

**Probeer soveel as moontlik uitvind oor sy/haar lewe sodat jy 'n liedjie daaroor kan maak.**



# Assessering

## LEERUITKOMS 1: GESKIEDKUNDIGE ONDERSOEK

Die leerder is in staat om ondersoekvaardighede te gebruik om die verlede en die hede te ondersoek.

### Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder

1.3 antwoorde kommunikeer uit bronne: kennis en begrip kommunikeer op verskillende maniere.

## Memorandum

1. 1858
2. Xhosas
3. Waarsegster
4. Gehoorsaam aan voorvadergeeste, ter wille van voorspoed
5. 1898
6. Rus in vrede

Wie is jy?

# GESKIEDENIS

# Graad 4

# GESKIEDENIS BEGIN IN ONS EIE OMGEWING

# Module 5

## WIE IS JY?

Jy is beslis die belangrikste persoon in dié module. Daarom gaan jy begin deur meer oor jouself uit te

vind. Ons gaan veral met mondelinge bronne werk. Die volgende w-vrae gaan jou help om inligting oor die verlede te bekom.

Mense (Wie?) Plek (Waar?)

Tyd (Wanneer?) Gebeurtenis (Wat?)

Oorsake (Waarom?) Gevolge (Waartoe?)

**Aktiwiteit 1**

**Hoe om deur vrae inligting te bekom [LU 1.1]**

Kom ons doen eers ‘n kort oefening oor hoe dié w-vrae werk.



**(a) Bestudeer meegaande uittreksel oor ‘n bekende Suid-Afrikaner, Albert Luthuli, en beantwoord daarna die w-vrae wat volg.**

## ALBERT LUTHULI EN VREDE

Skrywer: Zina S'bunzi

Albert Luthuli het vanaf 1898 tot 1967 in Suid-Afrika gebly. Hy was 'n Zoeloe-opperhoof wat ook die ANC gelei het totdat die regering dit in 1960 verban het. Hyself is in 1959 uit die land verban. Albert Luthuli het in 1960 die Nobelprys vir vrede gewen.





- Oor wie gaan die artikel?
- Wat het hy gedoen?
- Waar het hy dit gedoen?
- Wanneer het hy dit gedoen?
- Waarom het hy dit gedoen?
- Waartoe het sy optrede gelei?
- Watter vrae kan jy nog vra?



**(b) Bekom nog 'n bron met meer volledige inligting.**







## Aktiwiteit 2

## Om inligting oor jouself te bekom en vra te vrae oor jouself [LU 1.1]

**(a) Bekom inligting oor jouself met behulp van meegaande vrae.**




- **Waar** (plek) is jy gebore?
- **Wie** (mense) is jou beste maat? Hoekom?
- **Wat** wil jy graag eendag word?
- **Waarom** (oorsaak) bly jul hier?
- **Waartoe** (gevolge) lei die ontwikkeling in jul omgewing?
- **Wanneer** (tyd) is jou ouer(s) gebore?




**Dink ook jou eie drie vrae uit.**

**(b)Skryf 'n kort verslaggie oor jouself, waarby jy prente of foto's kan invoeg.**

In die volgende leereenheid gaan ons met geskrewe bronne oor jou familie en gesin werk.



Noudat jy weet hoe om inligting in te samel, moet jy leer hoe om dit behoorlik te gebruik - met ander woorde, op te teken. Die volgende leereenhede gaan jou help om die inligting DUIDELIK en LOGIES op te teken.

## Assessering

### LEERUITKOMS 1: GESKIEDKUNDIGE ONDERSOEK

Die leerder is in staat om ondersoekvaardighede te gebruik om die verlede en die hede te ondersoek.

#### Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder

- werk met bronne: inligting aanteken en verwerk uit ‘n verskeidenheid van bronne.

## Memorandum

(verskeie moontlikhede)

(a)

- Albert Luthuli (1898 – 1967)
- Wen Nobelprys vir Vrede (1960); ANC-leier (1952 – 1960)
- Suid-Afrika, buiteland (vanaf 1959)

# GESKIEDENIS

## Graad 4

## GESKIEDENIS BEGIN IN ONS EIE OMGEWING

## Module 6

## JOU FAMILIE EN GESIN

**Jy is lief vir Geskiedenis, want dit gaan oor**

**mense in die verlede. Alle mense, jy en jou ouers ook, het hulle eie familiegeskiedenis.**

Jy behoort aan ‘n familie wat vir jou baie belangrik is.

- Wat is ‘n familie?
- Gesels met ‘n maat oor jou gedagtes.



Ons gaan eers twee oefeninge doen oor hoe om bronne oor/vir familie-geskiedenis te gebruik. Die volgende gaan jou help om familiebronne te verstaan:

- Ken al die aanspreekvorme van die verskillende lede van ‘n familie.
- Die simbool = beteken getroud.
- Hierdie lyne wys die kinders van ‘n getroude paar.

**Aktiwiteit 1**

## Hoe om bronne oor familiegeskiedenis te gebruik [LU 1.2]

**Bestudeer Bernice se familie-stamboom. Beantwoord die volgende vrae oor haar familie:**

**Wat is:**

- haar broer se naam?
- haar ouers se name?
- haar tannie se naam?
- haar suster se naam?
- haar grootouers se name?




## Aktiwiteit 2

## Om 'n gesin se geskiedenis met behulp van leidrade te bepaal [LU 1.2]

**Hier** is vier lede van die Jantjies-gesin, twee broers en twee susters, met wie julle lankal huisvriende is.

Probeer die Jantjies-familie se geskiedenis vasstel met behulp van sekere leidrade. Trek die tabel hieronder in jou skryfboek en gebruik die leidrade wat volg om die ontbrekende datums in te vul. Jy kan ook 'n skets van elkeen maak!




# LEIDRADE VIR JOU

- Alexander is in 1898 gebore.

- Sophia is 5 jaar na Alexander gebore.

- Barend is 6 jaar na Sophia gebore.

- Felisia is 7 jaar voor Barend gebore.

- Felisia is 30 jaar na Sophia se geboorte getroud.
- Alexander is 10 jaar na Felisia se troue oorlede.
- Barend is 38 jaar na Felisia se geboorte getroud.
- Sophia was 19 jaar getroud voordat Barend getroud is.
- Alexander is 1 jaar na Sophia getroud.
- Felisia is oorlede 40 jaar nadat Barend getroud is.
- Sophia is 1 jaar voor Felisia oorlede.
- Barend is dieselfde jaar as Alexander oorlede.

Hier volg nou twee oefeninge oor hoe om die verhaal van jou familiegeskiedenis te vertel.

**Aktiwiteit 3**

**Hoe om die verhaal van jou familiegeskiedenis met behulp van bronne te vertel [LU 1.3]**

**(a)Versamel jou eie familie se name en kyk of jy, met behulp van bronne, jul eie familieboom kan saamstel!**





**(b) Voltooi die volgende onderhoud met een van jou familielede wat 'n besondere interessante werk het!**





a) Naam.

b) Werk.

c) Werkplek.

d) Wat doen u in u werk?

e) Hoe lyk u werkure?

f) Hoekom het u die werk gekry waarvan u baie hou?

g) Noem twee dinge in u werk waarvan u baie hou.

h) Noem twee dinge waarvan u glad nie hou nie.

i) Waarom is werkgeleenthede so skaars?



**(c) Om mee af te sluit, kan jul 'n lekker groepgesprek oor jul gesin hou! Dink oor hoe die gesinslede mekaar help en gesels met 'n maat oor jou gedagtes.**









Sê hoe jou GESIN jou lewe beïnvloed.

In die volgende leereenheid gaan jy inligting oor ander mense uit geskrewe bronne bekom.

# Assessering

## LEERUITKOMS 1: GESKIEDKUNDIGE ONDERSOEK

Die leerder is in staat om ondersoekvaardighede te gebruik om die verlede en die hede te ondersoek.

**Assesseringstandaard**

Dis duidelik wanneer die leerder

1.2 vrae beantwoord: inligting uit bronne gebruik om vrae te beantwoord;

1.3 antwoorde kommunikeer uit bronne: kennis en begrip kommunikeer op verskillende maniere.

# Memorandum

(a)

- Alexander
- Joan en Benjamin
- Sophia
- Stella
- Sophia en Alexander

(b)

| | Barend | Felisia | Alexander | Sophia |
|---|---|---|---|---|
| Gebore | 1909 | 1902 | 1898 | 1903 |
| Getroud | 1940 | 1933 | 1922 | 1921 |
| Oorlede | 1943 | 1980 | 1943 | 1979 |

## Aktiwiteit 1

## Om inligting uit geskrewe bronne te bekom [LU 1.2]

**H**IER VOLG TIEN GESKREWE DOKUMENTE OOR DIE LEWE VAN 'N SOKKERSTER VAN DURBAN, **J**OE **G**REEN.

- Jy sal agterkom dat sekere dokumente oor hom meer bruikbaar is as ander.
- Daarom is dit nodig om die verskillende bronne met mekaar te vergelyk.
- Vra vir jou onderwyser(es) as jy iets nie verstaan nie of dalk nog meer wil weet.



# SNUFFELTAKIE

(a) **Gebruik al die inligting in die volgende dokumente om 'n mondelinge verhaal oor Joe Green se lewe te vertel. Skryf daarna 'n kort verhaaltjie oor sy lewe.**

Opdrag!




**EKSTRA!!! Durban Gazette** 1 Julie 1993

Die lewe van Joe Green

Skrywer: Thys Nel

STAKING IN 'N HOTEL IN DURBAN

'n Groep werkers is al twee dae lank met 'n sitstaking in die plaaslike Beach Club Hotel besig. Hulle staak weens onvoldoende lone. Twee werkers, J. Green en M. Afrika, is tydelik in hegtenis geneem vir ondervraging nadat hulle ander werkers geïntimideer het.

Bron A



**EKSTRA!!! Durban Gazette** 3 Februarie 1993

ROWERS VLUG MET R1 000

Drie vermeende rowers het laat gisteraand 'n bejaarde egpaar by 'n kitsbank in Langstraat van R1 000 beroof. Hulle het daarna in 'n ou wit stasiewa weggejaag. Die polisie is op soek na J. Green wat deur een van die omstanders op die terrein uitgeken is.

Bron B




bl. 12
13 Junie 1991
Ek is nou al drie maande in die ou tronk. Die lewe is omtrent ondraaglik - ek weet nie of ek vir 18 maande sal kan uithou nie. En dit omdat ek nie geld gehad het om vir 'n honger familie te sorg nie. Vergewe my vir wat ek gedoen het.
Bron C






Bron D
Geboortesertifikaat
E 87-1432
Van: Green
Volle name: Joe Peter
Geboortedatum: 20 April 1974
Geboortedistrik: Durban
Geslag: Manlik
Registrateur


20 April 1981
Beste Ma en Pa
Dankie vir die mooi sokkerbal met my verjaarsdag.
Liefde
Joe
Bron E


J. Green
SEEREDDINGINSTITUUT
Dit spyt ons om u mee te deel dat u aansoek om die betrekking (1 Januarie 1991) onsuksesvol was.
Bestuurder
Bron F


SUIDKUS-HOËRSKOOL

Aan: J. Green

Weens jou onlangse betrokkenheid by die klasboikot en die beskadiging van skooleiendom, word jy uit die skool geskors tot verdere kennisgewing.

HOOF

DATUM
12/9/1990




BEACH BOYS CLUB

LID: J. Green

DATUM: 1 Julie 1993

VOORSITTER




LEDEKAART
DURBS WILDLEWE KLUB

LID: J. Green

DATUM: 31 Februarie 1990

LIDNOMMER: S 112




WERKNEMERSERTIFIKAAT

Naam: J. Green

Beroep: Kelner

Indiensneming: 19 April 1993

Werkgewer: Beach Club Hotel





'n Goeie speurder moet bronne kan ondersoek EN ook verstaan. Jy weet nou hoe om historiese ondersoek te doen. In die laaste leereenheid gaan ons julle help hoe om inligting te verstaan nadat dit ondersoek is, om só die WAARHEID te bekom.

# Assessering

## LEERUITKOMS 1: GESKIEDKUNDIGE ONDERSOEK

Die leerder is in staat om ondersoekvaardighede te gebruik om die verlede en die hede te ondersoek.

**Assesseringstandaard**

Dis duidelik wanneer die leerder

1.2 vrae beantwoord: inligting uit bronne gebruik om vrae te beantwoord.

## Memorandum

Die volgende feite kan gebruik word:

| Datum | Gebeurtenis |
|---|---|
| 20-04-74 | **Gebore** in Durban. |
| 20-04-81 | Ontvang sokkerbal van ouers toe hy **laerskool** toe gaan. |
| 31-02-90 | Word lid van Durbs |

| | |
|---|---|
| | Wildlewe Klub in hoërskool. |
| 12-09-90 | Word tydelik uit hoërskool geskors na klasboikot en beskadiging van eiendom. |
| 01-01-91 | Doen onsuksesvol aansoek vir betrekking by Seereddingsinstituut na hoërskool. |
| 01-04-91 | **Gevangenis** toe weens diefstal (tot einde 1992). |
| 03-02-93 | Ooggetuie by kitsbank-rooftog in Durban. |
| 19-04-93 | Aangestel as kelner by Beach Club Hotel. |
| 01-07-93 | Word voorsitter van Beach Boys' Club, Durban. |

Adam Small

**GESKIEDENIS**

# Graad 4

**GESKIEDENIS BEGIN IN ONS EIE OMGEWING**

# Module 8

## ADAM SMALL

Hier is ‘n kykie in die lewe van Adam Small, een van S.A. se bekendste digters.

## Aktiwiteit 1

## Hoe om bronne te bestudeer en vas te stel of die inligting feite of menings is [LU 3.2]

Feit: Dit wat jy kan bewys Mening: Iemand se opinie(a) Bestudeer meegaande bronne en besluit dan of die stellings op die volgende bladsy feite of menings is.

### Bron 1

So is ek in Afrikaans gebore, op Wellington in die Kaap. As ‘n kind is ek op my ma se arms Robertson toe. Ek het so agt jaar oud grootgeword in die verlatenheid van Goree: ‘n eensame klein buitewyk van Robertson. Want dis soheen waar ons verhuis het, net na my geboorte. My pa, as onderwyser, het “meester” gaan word vir daardie mooi en stowwerige hartseer-kinders en hul ouers . . . die plaasarbeider-mense van Goree se kontrei. Naby waar die Rooibergse wyne vandaan kom, waar die Breërivier deur die Boland loop.

Daar het ek die planeet, en spesifiek ons eie Suid-Afrikaanse aarde en meer spesifiek die rooi-oranje grond van Goree vir die eerste keer lief leer kry. Onder meer deur die taal wat my pa, my eerste en seker die beste onderwyser, my geleer het. Afrikaans.

(Verwerk uit: *Die Burger*, 29 Augustus 1991)



**Bron 2**

By Goree het my pa my 'n lei en griffel in die hand gegeeen gesê skryfHy't geglo dis werk hy was immers meester registerhouer van die skool en scriba van die kerk. Dit was nagmaaltyd by Goree (ons praat op Engels van communion).You see, it is

going to be Eastertime and Mamma, who had adopted Pappa’s faith, Nederduitse Gereformeerde Sendingkerk . . . well, she has to bake some bread.For the Easter service . . . To thank God.Nagmaal . . . Communion.

**Bron 3**

Adam Small is op 21 September 1936 op Wellington gebore. Sy eerste nege lewensjare bring hy in Goree deur, ‘n buitewyk van Robertson. Daarna is hy na Heathfield, Kaapstad. Sy laerskoolonderrig was Gereformeerd en sy hoërskoolonderrig Katoliek. In 1954 is hy na die Universiteit van Kaapstad; hy behaal die B.A.-graad in 1956 en B.A.-Honneurs in filosofie in 1957. Hy studeer ‘n paar maande in die buiteland en aanvaar dan ‘n lektoraat aan die universiteit van Fort Hare. Hy word later dosent aan die Universiteit van Wes-Kaap, en is na ‘n onderbreking weer aan dié universiteit verbonde.

(Uit: *Groot Verseboek*)

a) Bron 2 is Adam Small se verslag van sy eie lewe.

..............................................................................................

b) Bron 1 behoort vir ons te sê presies hoe lank hy op Goree gebly het.

..............................................................................................

c) Bron 1 is nader aan die werklikheid as bron 2.

..................................................................................

d) Bron 3 verskaf egter die ware feite oor Small se lewe.

..................................................................................

e) Bron 1 sê sy pa was ‘n skoolhoof.

..................................................................................

f) Bron 3 bewys dat Adam Small in 1936 te Wellington gebore is.

..................................................................................

**Nog ‘n paar kopkrappers vir jou oor feite en menings!**

- 321Uit watter bron kan jy aflei dat hy **kerk** toe gegaan het terwyl hy in die hoërskool was? (kleur in)
- Kan jy uit enige bron aflei dat Adam Small verkies het om eerder Afrikaans as Engels te praat? (kleur in)

JANEE

- Watter **feit** uit bron 1 stem met bron 2 **ooreen**? (DINKSKRUM)
- Wat sou iemand wat in **Robertson** belangstel, kon leer uit bron 1? (Gesels eers met jou maat daaroor!)
- 321Watter bron sou jy gebruik as jy vir jou onderwyser meer van Adam Small wou vertel? (kleur in) Waarom?

1. • Wat **bewonder** jy van Adam Small?

3. Ontwerp nou jou eie STROKIESPRENT (6 blokke) waarin jy die belangrikste feite oor sy lewe vertel. Geniet dit! (Gebruik ‘n skoon blad). Onderskei tussen feite en menings.




## Assessering

## LEERUITKOMS 3: HISTORIESE INTERPRETASIE

Die leerder is in staat om aspekte van geskiedenis te interpreteer.

**Assesseringstandaard**

Dis duidelik wanneer die leerder

- Onderskei tussen feite en menings:

is bekend met die vraag “Hoe weet ons dit?” en ook die antwoorde daarop;

verstaan dat hedendaagse bronne kan verskil van dit wat later geskryf word;

verstaan en maak afleidings van dokumentêre sowel as werklike bronnemateriaal.

## Memorandum

(a) Al die stellings is menings. (Leerders sou ‘n saak kon uitmaak dat sekere stellings feite is!)

'n Kort geskiedenis van seevervoer

# GESKIEDENIS

# Graad 4

# HOE VERVOER DIE MENSDOM GEDIEN HET

# Module 9

# ‘N KORT GESKIEDENIS VAN SEEVERVOER

Skepe het reeds voor 1500 vanaf Europa om die suidpunt van Afrika gevaar – onthou Dias en Da Gama.

In 1652 het die Nederlanders onder Jan van Riebeeck ‘n verversingspos aan die Kaap gestig. Hulle seilskepe het groot seile gehad om só die wind beter te benut om te kon seil.

Sedert daardie tyd het daar al baie ontwikkelings plaasgevind. Vandag beweeg die meeste groot skepe met behulp van kragtige enjins voort.

**Aktiwiteit 1**

**Om die verskille tussen gister en vandag te soek [LU 2.3]**

**a)Kan jy uitken (merk), watter vyf items nie in die tydperk pas nie?**



**b)Kan jy die volgende skepe uitken?**

| | |
|---|---|
| Stoomboot Visserskuit Passasierskip Vragskip | Sleepboot Seiljag Olietenker |




**c)Die Kaapse seeroete het al hoe belangriker geword sedert 1652. Waarom?**




Oseaanroetes van die wêreld(Die dikte van die lyne stem ooreen met die tonnemaat wat vervoer word.)

**d)Lees nou die wonderlike verhaal van 'n beroemde see-avonturier.**

- Gebruik 'n atlas en vra jou onderwyser om jou te help om Heyerdahl se reise te volg.
- Skryf 'n kort briefie vir jou maat waarin jy hom of haar van 'n ander beroemde (maar moderne) baanbreker – man of vrou – ten opsigte van seevaart vertel. Wat kan ons vandag by hom / haar leer?

**Thor Heyerdahl**

Die Noorweegse wetenskaplike en avonturier, Thor Heyerdahl, is gebore op 6 Oktober 1914 in Larvik, Noorweë. Hy het beroemd geword nadat hy en vyf ander bemanningslede 'n suksesvolle seereis

onderneem het op ‘n vlot gemaak van balsahout (‘n ligte, sterk hout), en met die naam *Kon-Tiki*. Hierdie reis het in 1947 plaasgevind. Binne 97 dae het hulle die Atlantiese Oseaan vanaf Peru na Polinesië oorgesteek. Die Polinesiese eilande is noord van Nieu-Seeland en ongeveer 2 000 km ver van Peru. Die vlot is gebou volgens die voorbeeld van die antieke Inkas en vernoem na ‘n Plinesiese god, *Tiki*. Heyerdahl wou bewys dat die bewoners van Polinesië van Peru in Suid-Amerika afkomstig was – en nie vanaf Asië nie. Volgens hom kon hulle sulke groot afstande op see aflê.

Hy het later die verloop van dié suksesvolle reis in sy boek, *Kon-Tiki*, beskryf en meer as 20 miljoen kopieë daarvan is verkoop. Dié epiese avontuur is in 1950 ook verfilm en het ‘n Oscar verower!



Op 17 Mei 1970 het hy weer groot opspraak verwek toe hy die Atlantiese Oseaan met ‘n bemanning van sewe oorgesteek het, met ‘n boot van 12 m lank en gemaak van papirus. Die naam daarvan was *Ra-2*, en dit is deur Indiane uit die omgewing van die

Titicacameer in Suid-Amerika gebou, waar dié tipe boot gebruik word.

Thor Heyerdahl wou bewys dat die antieke Egiptenare Amerika lank voor Columbus bereik het, en dat hulle dus ‘n groot invloed op die antieke Amerikaanse-Indiaanse beskawing gehad het. Heyerdahl se reis vanaf Marokko in Afrika na die eiland Barbados in die Karibiese See (960 km) het ongeveer 57 dae geduur. Historici het nie veel waarde aan dié reis geheg nie. Heyerdahl en sy bemanning het egter tydens hulle tog monsters geneem van die seewater om só te bewys hoeveel oliebesoedeling daar in die Atlantiese Oseaan plaasvind.

In 1977 tot 1978 het Thor Heyerdahl ‘n boot van riet, die *Tigris*, met behulp van die Suid-Amerikaanse Indiane van die Titicacameer gebou. Hierdie keer het hy daarin geslaag om die afstand in beide rigtings af te lê. Tydens hierdie tog is hy so geskok deur die toenemende besoedeling van die see dat hy sy boot agterna uit protes verbrand het.

In die 1980’s het Thor Heyerdahl al hoe meer betrokke geraak by veldtogte teen besoedeling.



## Assessering

## LEERUITKOMS 2: GESKIEDKUNDIGE KENNIS EN BEGRIP

Die leerder is in staat om geskiedkundige kennis en begrip te toon.

### Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder

- ooreenkomste en verskille: ooreenkomste en verskille tussen die verlede en hede identifiseer oor hoe dinge gedoen is binne ‘n bepaalde konteks.

## Memorandum

1. Vlieënde piering, pendeltuig, kabelkar, motorboot, roeiboot met vlag
2. 1, 3, 8, 6, 5, 7, 4 (2 is in duikboot)

c) Sentraal geleë vir ‘n verskeidenheid seeroetes – veral t.o.v. handel

Padvervoer en die vroee ontwikkeling daarvan

# GESKIEDENIS

## Graad 4

## HOE VERVOER DIE MENSDOM GEDIEN HET

## Module 10

## PADVERVOER EN DIE VROEË ONTWIKKELING DAARVAN

Hierdie module vertel die ongelooflike verhaal van

die ontwikkeling van padvervoer in die geskiedenis.

**Aktiwiteit 1**

**Om kronologie in tyd te verstaan [LU 3.3]**

**a)Werk in pare en kyk of jy die illustrasies van voertuie deur die eeue in die regte kronologiese volgorde kan rangskik.**

1



2



3



4



5



**b)Watter ooreenkomste en verskille is daar tussen die pragtige Formule Een-renmotor en die eerste motor wat ratte gehad het?**



**Eerste motor met ratte**




Formule Een-renmotor

Ons sal later nog oefeninge oor tyd doen.

**Aktiwiteit 2**

**Om jou bronne te gebruik [LU 1.2]**

Baie jare gelede het die San, die Khoina en die swart mense in ons land geleef.

Die San het gestap om water in die hande te kry, plante te soek om te eet en diere om te jag. Daarom het hulle meestal al hulle besittings saamgedra.

Die Khoina en die swart mense het vee aangehou. Partykeer het hulle vee as vervoermiddels gebruik. Hulle het ook met hulle vee handel gedryf.

**Ondersoek meegaande sketse en maak aantekeninge vir jul klasgesprek oor hoe hierdie drie groepe bygedra het om vervoer te vergemaklik.**

c)1. Benoem die soorte vervoer in prente (a), (b) en (c). Dink aan 'n byskrif vir elke prent.

..............................................................................................

..............................................................................................

